# 38 GENADE, ONBESKRYFLIK GROOT

Luk. 15: 11-32

*Rustig*

1. Ge - na - de, on - be - skryf - lik groot het
2. Ek is die naam van kind nie werd - wou

1. U aan my be - wys: ver - lo - re seun - 'n
2. self my sa - ke reël. My le - we, kan - se,

1. weg - loop - kind - weer in die va - der - huis!
2. tyd en geld is nut - te - loos ver - speel.

3. Maar U sien ver, oneindig ver.
U sien my honger, dors.
Want toe ek kom, my skuld bely,
druk U my aan die bors.

4. Genade, onbeskryflik groot:
daar's fees, ek is weer tuis!
U Seun bring my - verlore mens
weer na die vaderhuis.

5. En jy, ou maat, dáár eenkant weg?
Lyk of jy honger ly.
Kom na die Vader; kom maak reg.
Genade maak weer vry.

Melodie: Tradisioneel.
Verw: P. Malan
Teks: A. P. van der Colf.

# 39 AAN ALMAL WAT HOM AANGENEEM HET

Joh. 1: 12 - 14

Aan al - mal wat Hom aan - ge-neem het, gee die Here die

reg dat hul - le só sy kin - ders word - aan

hul wat waar - lik in Hom glo. Hul was eers nie sy

kin - ders nie - hul word dit nou deur sy Seun.

*Melodie: Onbekend.*
*Verw: P. Malan*
*Teks: A. P. van der Colf.*

# 40 EK WEET VERSEKER

Joh. 19:25; 1 Joh. 1: 6-10; Matt. 11:30

*Nie slepend nie.*

1. Ek weet verse – ker dat Je-sus leef: Hy het my
2. Lig is sy las en sag is sy juk: Hy gee ver-

1. son – de uit liefde ver-geef. Ek was ver – lo – re, maar deur sy
2. moei – des die ware ge – luk. Uit sy ge – na – de, liefde en

1. bloed is daar nou vre – de in my ge – moed. *Refrein:* Hy is my
2. trou weet hul hoe God sy kinders be – hou. *Refrein* Hy is my

Leids – man, Hy laat my leef. Hy is Oor-win – naar – Hy is die
Leids – man, Hy laat my leef Hy is Oor – win – naar – Hy is die

Heer! Selfs as ek strui - kel, en het be-

Heer! Selfs as ek strui - kel, en het be -

rou, sal Hy ver-ge - we: Hy bly ge-trou

rou, sal Hy ver-ge - we Hy bly ge-trou.

Melodie: J.F. Knapp.
Verw: P. Malan
Teks: A.P. van der Colf.

## 41 ONS AANVAAR JOU MET DIE LIEFDE VAN ONS HEER

*Rustig*

Ons aan-vaar jou met die liefde van ons Heer: daar is

vrede waar sy liefde ons re-geer. Mag dan hul wat sien dat

jy die He-re dien ook be-geer om van sy liefde meer te leer.

*Melodie: Onbekend.*
*Verw: P. Malan*
*Teks verw: A.P. van der Colf*

## 42 MAAK DIE HEILIGE GEES ONS ALMAL EEN

Ef. 4 : 1 - 16

1. Maak die Hei - li - ge Gees ons almal een in ge - loof - as sy

2. Daar's een Gees, en een lig-gaam; daar's een doop en een hoop; daar's een

1. lief - de ons lewe en ons eenheid beheers - is ons een in die Heer want Hy's ons

2. God en een Vader wat in al - mal wil woon - en Hy woon waar ons lief-de aan ons

*Refrein:*

1. Lei - er en ons Hoof. Va-der, hou ons om Je - sus wil dan

2. mede - mens betoon Va-der, hou ons om Je - sus wil dan

1. een - waarlik een. Laat ons lief - hê met die krag wat U ver - leen.

2. een - waarlik een. Laat ons lief - hê met die krag wat U ver - leen.

*Melodie: Onbekend.*
*Verw: P. Malan*
*Teks: A. P. van der Golf.*

# 43 ONS IS ALMAL HIER TESAAM

Joh. 13:24; 14:9-17

*Met eerbied*

Ons is almal hier tesaam, ver-gader in sy Naam-ver-heer-lik Hom.

Tot die dood was Hy getrou en daardeur is ons nou sy ei – endom.

Laat ons maak soos Hy ons sê: me-kaar steeds lief te hê– en Hom bo al-les eer.

Loof Hom, Chris – tus, die Heer.

*Melodie: Tradisioneel*
*Verw: P. Malan*
*Teks: A. P. van der Colf.*

# 44 ONS IS GENOOIDE GASTE

*Voorsanger:* *Groep:*

1. Ons is ge-nooi-de gas – te en daar-om is ons hier, ons

2. U is die le-wens-brood, Heer, U wil u gas-te voed, U

*Voorsanger:*

1. is ge-nooi-de gas – te en daar-om is ons hier. Die

2. is die le-wens-brood, Heer, U wil u gas – te voed. Laat

*Groep:*

1. He – re nooi sy kin – ders om fees te vier, die

2. ons dan met ver-wag – ting ons Heer ont – moet, laat

1. He – re nooi sy kin – ders om fees te vier.

2. ons dan met ver – wag – ting ons Heer ont – moet.

3. Wil U, o Gees van waarheid, ons lewens so beheer, (2x)
dat ons mekaar sal liefhê soos U ons leer. (2x)

*Teks en melodie: K. Rommel.*
*Musiek verw: P. Malan*
*Teks vertaal: W.M.L. Strydom, Strofe 3 van A.P. van der Colf*

## 45 DIE EIS WAT JESUS STEL

Matt. 16: 24-27

1. Die eis wat Je-sus al - tyd aan sy dis-si-pels stel: "Neem
2. Sy eis is on-ver- my - baar: ons moet onsself ver- loën: Net

1. op jou kruis en volg My"- wys wat is op die spel! Al
2. dán kan ons sy lief - de, sy reg en trou ver- toon. Die

1. wen jy ook die wê - reld, jou - self sal jy ver - loor, maar
2. weg wat na ver - ho - ging uit die ver-need'ring lei, het

1. volg jy Hom as Lei - er, volg jy die reg-te spoor.
2. Je - sus self- ons Leids - man- ge - loop, en voor be - rei.

*Melodie: G. J. Webb*
*Verw: P. Malan*
*Teks: A.P. van der Colf.*

# 46 GOD VAN YSTER EN BETON

*Sterk ritmies*

1. God van ys-ter en beton, Skep-per van die vuur-rooi son,
2. U laat bliksem-flit-se slaan, U be-veel die stormor-kaan.

1. God van sui-er, God van stoom, God van vuur-pyl en a-toom:
2. Soos 'n a-rend in sy vlug skeur die stra-ler deur die lug.

1. He-mel-vors, U's God van mag, Heer van el-ke bron van krag.
2. Mo-tor, trein en sa-tel-liet- U's die God wat spoed ge-bied.

3. God van kuns en wetenskap,
God van studie en vakmanskap,
God van chemie en musiek,
God van orde en metodiek,
Heer van Woord en kerk en doop:
U sluit alle *kennis* oop.

4. Heer van heerlikheid en eer
wat die groot heelal regeer,
U verbreek die dood se mag:
Christus leef. Dis ewig Dag.
U het sondaars losgekoop.
U is *liefde*, U is *hoop*.

*Melodie: J. de Wet*
*Verw: P. Malan*
*Teks: F. Westerbrook, vertaal deur W.M.L. Strydom.*

# 47 SOEK IN GOD JOU STERKTE

Ef. 6: 10 - 20

1. Teen die on-heils-mag-te-gees-te in die lug-
2. Helm van ver-los-sing stewig op die kop

1. veg ons mét die He-re en ons sal nie vlug.
2. veg ons met die Gees-swaard-dis die Woord van God!

3. Doen ons alles biddend, sal die Gees ons lei,
sal ons op-en-wakker en gewapen bly.
Dan sal ons kan saamstaan, saam kan bid en werk:
só maak ons oorwinnings moontlik vir Gods saak en kerk.
*Bid* en *Samewerking* – voluit as 'n span! –
open die geheime van die Heer se plan.

*Melodie: A. S. Sullivan*
*Verw: P. Malan*
*Teks: A. P. van der Colf.*

# 48 JULLE HET NIE WANT JULLE BID NIE

Jak. 4: 2,3; Joh. 4:35, 38; 15:7,8

*Innig: Matige spoed*

Jul – le het nie,

want jul-le bid nie. Jul – le het nie, want julle bid nie. Jul – le bid, maar

jul – le ont-vang nie, om-dat jul self-sug – tig vra.

Bid op-reg en bid ge – lo – wig. God se Naam word

so ver-heerlik as sy volk ge - loofs-vrug dra.

Bid op - reg en bid ge - lo - wig. God se Naam word

so verheerlik as sy volk ge - loofsvrug dra.

(b)

*Musiek: Pieter de Villiers*
*Teks: A.P. van der Colf.*

# 49 DUISENDE GETUIES

Op. 22: 12-21

*Rustig*

Duisende ge-tui-es dra die Heerse Woord deur die loop van eeu - e voort.

Altyd roep die Gees en die gemeente Hom: "A - men! He - re Je - sus kom!"

Hul wat dors het, kan die water van die le - we vry ge - niet.

Maar wie vals is, hulle bly bui - te, hul - le vreugde gaan tot niet.

Mô - re - ster en Brui - de - gom: A - men! He - re Je - sus kom!

*Volksmelodie.*
*Verw: P. M.*
*Teks: A. P. van der Colf*

# 50 GAAN NA AL DIE NASIES

Matt. 28:19-20

1. Gaan na al die na-sies, o-ral, maak hul my dis-si-pels.
Gaan na al die na-sies, o-ral: Ek is met jul al-tyd.

2. Maak hul my dissipels, doop hul,
soos Ek jul beveel het –
in die Naam van God drie-enig:
Ek is met jul altyd.

3. Dit wat Ek vir jul geleer het,
laat hul dit ook navolg.
Maak hul my dissipels, leer hul:
Ek is met jul altyd.

*Melodie: Die sg. Antonius-koraal, deur Brahms toegeskryf aan J. Haydn.*
*Verw: A. Brink*
*Teks: A.P. van der Colf.*

# 51 AS EK SOEK

Dames:
1. As ek soek in duis-ter tas, dan sien ek hel-der ster-re skyn.
2. As ek sien in doe-ke lê die kindjie Je-sus-mens vir ons...

Mans:
1. As ek soek, in duister tas, dan sien ek hel — der ster-re skyn.
2. As ek sien daar in die krip die kind-jie Je — sus mens vir ons...

Dames:
1. En ek vra: wat is die
2. sing dan saam met al-mal

Mans:
1. En ek vra: wat is die mens?
2. sing ek saam met al-mal saam:

1. mens? God dink aan ons! Hy dink aan my.
2. saam Hy het ge-kom- God is met ons.

1. Dink God aan ons? Hy dink aan my.
2. -Hy het ge-kom- God is my ons.

| Mans: | Almal: | Dames: | Almal: |
|---|---|---|---|
| 3. As ek soek | | -As ek soek | |
| op Golgotha, | | -op Golgotha, | |
| en ek sien Jesus | straf verdra... | -en ek sien Jesus | straf verdra... |
| dan weet ek: | | -weet ek ook: | |
| U sterf vir my. | | -U sterf vir my... | |
| U het die skuld | | -U het die skuld | |
| | vir my betaal. | | vir my betaal. |
| 4. As ek sien, | | -As ek sien | |
| die leë graf, | | -die steen is weg, | |
| hoor ek die engel: | "Jesus leef!" | -dra ek die boodskap: | "Christus leef!" |
| Heer, U leef! | | -Heer, U leef; | |
| U't opgestaan, | | -dood is oorwin! | |
| die dood oorwin! | | -My Here leef! | |
| | Die Here leef! | | Die Here leef! |
| 5. Jesus, Heer, | | -U's my Heer! | |
| ons loof U saam! | | -Ons prys u Naam! | |
| Laat, Heer ú liefde | groei in my. | -Laat naasteliefde | groei in my. |
| Sing dan saam, | | -Sing dan saam, | |
| almal tesaam: | | -almal tesaam: | |
| Die Here leef! | | -God, deur sy Gees, | |
| | God is met ons! | | God is met ons! |

Melodie: Onbekend
Verw: P. Malan
Teks: Verwerk deur A.P. van der Colf

# 52 OP HIERDIE DAG

Sondaglied.

Ps. 118: 24-27; Joh. 21; Hand. 2; Op. 1:9-11

Voorsanger (of mans):
1. Op hierdie dag, het die Heer gewerk,
2. Op hierdie dag, het Hy op-ge-staan.

Groep (of dames): 1. Op hierdie dag het die
2. Op hierdie dag het Hy

1. Laat ons die dag dan met
2. Op hierdie dag is die

1. Heer ge-werk. Laat ons die dag
2. op-ge-staan Op hierdie dag

1. vreug-de vier, Ons dink vandag aan 'n
2. dood oor-win Ons dink vandag aan 'n

1. dan met vreugde vier.
2. is die dood oor-win

1. won-der - werk:
2. won-der - werk:

1. God, wat verlos, maak van ons sy kerk.
2. God, wat verlos, maak van ons sy kerk.

1. Ons kan die dag, nou met vreug - de vier.
2. Ons kan die dag, nou met vreug - de vier.

1. Ons kan die dag nou met vreugde vier.
2. ons kan die dag nou met vreugde vier.

3 Op hierdie dag (2 x)
is die Heil'ge Gees (2 x)
—op hierdie dag— (2 x)
oor ons uitgestort. (2 x)
Ons dink vandag aan 'n wonderwerk:
God, wat verlos, maak van ons sy kerk.
Ons kan die dag (2 x)
nou met vreugde vier.

4. Laat ons vandag (2 x)
met ons harte werk: (2 x)
laat ons aanbid (2 x)
en die Here dien! (2 x)
Ons dink vandag aan 'n wonderwerk:
God, wat verlos, maak van ons sy kerk.
Aan Hom die lof (2 x)
en aan Hom die dank!

*Volksmelodie van Fiji*
*Verw: P. Malan*
*Teks: A. P. van der Colf.*

# 53 HY IS HEER!

Fil. 2: 8-11

1. Hy is

1. Heer! Hy is Heer! Hy's oor-win-naar oor die dood en Hy is

*Tweede stem (opsioneel):*

1. Hy is Heer! Hy is Heer! Hy's oor - win - naar

1. Heer! El - ke knie sal buig, el - ke

1. oor die dood. El - ke knie sal buig, el - ke

1. mens er - ken: Hy, Je - sus, is die Heer.

1. mens er - ken: Hy Je - sus, is die Heer.

2 Hy regeer,
Hy regeer
van die regterhand van God
want Hy is Heer!
Elke knie sal buig
elke mens erken:
Hy, Jesus, Hy regeer!

3. Hy kom weer,
Hy kom weer,
op die wolke - om te oordeel-
Hy is Heer!
Elke knie sal buig,
elke mens erken:
Hy, Jesus, Hy kom weer!

*Melodie: Tradisioneel. (Tweede stem: B. M. Spies)*
*Verw: P. Malan*
*Teks verwerk en aangevul: A. P. van der Colf*

# 54 HIERDIE HEILIGE NAG

1. Hier-die hei-li-ge nag is 'n boodskapge-

1. Hier-die hei-li-ge nag

1. bring- men-se en en-ge-le sing:

1. is 'n boodskapge-bring- mense en en-ge-le

1. Vre-de maak duisternis dag!

1. sing: Vre-de maak duisternis dag!

2. Daardie heilige nag...
O, hoe groot ons gebrek!
Herberg- maar sonder 'n plek.
Wie het sy Heiland verwag!

3. Dié geseënde nag
het die wonder gebeur -
God het die hemel geskeur!
Jesus, wat vriendelik lag...

4. Nag? Of eindelik dag?
Dink dat engele sing!
Gló dan die boodskap gebring:
Vrede- vir wie dit verwag.

*Melodie: Tradisioneel (Duits)*
*Tweede stem bygevoeg: B.M. Spies*
*Verw: P. Malan*
*Teks: A.P. van der Colf.*

## 55 HOOR DIE BLYE ENG'LE SING

1. Hoor die bly - e eng' le sing wat aan ons die boodskap bring:

1. "Aan die ho - ë God die eer- Hy kom ook op aard re-geer:

1. Mense wat sy guns ge-niet, kan Hy wa-re vre-de bied."

1. Hy word mens, die Seun van God. Só ver-an-der Hy ons lot.




2. Christus het 'n mens geword:
in ons angste Hom gestort.
Op die tyd deur God bepaal,
het sy Seun na ons gedaal.
Daar's geen prag vir Hom beskik
maar 'n nederige krip.

*Melodie: F. Mendelssohn*
*Verw: P. Malan*
*Teks: C. Wesley.*
*Verw: A.P. van der Colf.*

# 56 SY NAAM IS WONDERBAAR

Jes. 9: 5-6

1. Sy Naam is Wonderbaar- nét een soos Hy
2. Sy Naam is Vre-de-vors sy heerskap-py,

1. Hy is die Raads-man wat vei-lig lei.
2. sy reg en waar-heid maak ons weer vry!

1. Hy is die ster-ke God in el-ke nood-
2. Die Kind- die Seun van God- oorwin die dood:

1. die eew'ge Va-der, bo al-mal groot.
2. een met die Va-der- bo al-mal groot!

Melodie: Onbekend.
Verw: P. Malan
Teks: A.P. van der Colf

# 57 SAAM WIL ONS DIE HERE PRYS

Kanon

*Rustig.*

1\. Saam wil ons die He-re prys vir al sy lief-de. Al-mal loof sy gro-te Naam!

2\. Hy is goed vir elk van ons; dank Hom uit een mond tesaam.

3\. Een in Je-sus on-se Heer- wie Hom lief-het gee Hom eer;

4\. in die Gees is ons te-saam. God is lief-de roem sy Naam.

*Volksmelodie. (Tsjeggies)*
*Teks verw: A.P. van der Colf*

# 58 ONS GOD EN VADER

Kanon

Joh. 4: 23

1\. Ons God en Va-der, hoor ons lof- en dank-lied. Ons wil U be-sing.

2\. Ons He-re Je-sus, neem die vreug-de-of-fers wat ons aan U bring.

3\. O Gees, ons Voor-spraak, lei ons in u waar-heid tot aan-bid-ding.

*Melodie: Onbekend.*
*Teks: A.P. van der Colf*

# 59 VIR SPYS EN DRANK SÊ ONS U DANK

*Biddend. Deurgaans met dieselfde polsslag.*




*Die eerste vier mate kan as kanon deur twee of drie groepe gesing word. Vir drie groepe, begin die begeleiding by 1, vir twee groepe, begin by 2, en vir eenstemmige sang, by 3.*













Melodie: Tradisioneel.
Verw: P.M.
Teks: Tradisioneel.

## 60 VADER, VIR DIE ETE, DANKIE

Kanon







*Melodie: Onbekend*
*Teks: A. P. van der Colf*

## 61 GOD DRIE-ENIG

Mark. 10:18

Kanon










*Melodie: Onbekend.*
*Teks: A.P. van der Colf*

# 62 SOEK ALLEREERS DIE KONINKRYK

Matt.6:33

Kanon

*Stadig, nadenkend.*













*Melodie: K. Lafferty*
*Teks: A. P. van der Colf*
*Kopiereg: Maranatha! Music*

# 63 VADER, DIS 'N FEES

Kanon.







2. Vader dis 'n fees,
een in U te wees.
Mag die wêreld agterkom,
ons is U eiendom.

3. Vader, hoor my lied,
ek wil U vereer.
Laat ek nou myself vergeet,
vul U my lewe, Heer.

*Melodie: L. van Rensburg*
*Teks: B.J.J. van Rensburg*

## 64 WEES MY GENADIG

Kanon

Stadig.

1. Wees my ge – na – dig, He – re, my God. 2. Delg uit my son-de – dit is so groot. Wees my ge – na – dig in Je – sus Naam.

*Melodie: Onbekend.*
*Teks: A.P. van der Colf*

## 65 DIE HEER HET OPGESTAAN

Kanon

1. Die Heer, die Heer het op – gestaan, oor-win-nend uit die graf gegaan: 3. Die He – re leef, Hy laat ons leef. 4. Kom al – mal loof die Heer!

*Melodie: Mondelings oorgelewer*
*Teks: A.P. van der Colf*

## 66 ERE AAN GOD OP SY HEMELTROON

Kanon

1. E-re aan God op sy hemeltroon! 2. Vrede op aarde waar Hy kom woon: onder 3. men-se in wie Hy beha – e het: 4. Im – ma – nu – el, Im – ma – nu – el.

*Melodie: L.E. Gebhardi*
*Teks: A.P. van der Colf*

# 67 LOF EN PRYS AAN GOD, DIE HEER

Lof en prys aan God, die Heer! Loof en prys Hom, gee Hom eer.

Hy is God en Hy re-geer- tot in e-wig-heid die Heer.

Melodie: P. McLachlan
Verw: P. Malan
Teks: P. McLachlan.
Verw: A. P. van der Colf

# 68 EK WIL DIE HERE LOOF

Ps. 138 : 1, 3

Ek wil die He – re loof,

(Ek wil die Here loof,)

loof met my he - le hart;

(Loof met my hele hart.)

Hy gee hul wat

roep weer nu – we krag

Melodie: E. Niemand.
Verw. P. Malan
Teks: Verw. A.P. van der Colf

# 69 LOOF DIE HEER, HY IS GOED

Ps. 103



3. Loof, o hemel, die Heer,
al die engele saam –
laat alles in die groot heelal
die Here loof.

*Melodie: Onbekend.*
*Verw: P. Malan*
*Teks: A. P. van der Colf.*

# 70 LIEFDEVOLLE VADER

Gen. 1:31; 6:11,12; Pred. 3:10,11



*Volksmelodie (Wallies)*
*Verw: P. Malan*
*Teks: A. P. van der Colf*

# 71 SPREEK HEER

1 Sam. 3 : 10










*Melodie: Onbekend.*
*Verw: P. Malan*
*Teks: A. P. van der Colf*

# 72 EK MAAK MY OGIES TOE

1. Ek maak my o-gies toe en vou my handjies saam; so

1. bid ek tot die Heer en loof sy gro-te Naam.

2. Hy laat my rustig slaap;
Hy hou oor my die wag.
En môre vroeg wek Hy
my met die nuwe dag.

*Melodie: D.P. Myburgh.*
*Verw: P. Malan*
*Teks: D.P. Myburgh.*
*Verw: A.P. van der Colf*

## 73 JESUS, ONS SÊ DANKIE

1. Je-sus, ons sê dan – kie vir u By-bel-boek.
2. Je-sus, ons sê dan – kie: U kom by ons woon.

1. Daarin sê U duid' – lik dat U na ons soek.
2. Bly dan in ons har – te al-tyd op die troon.

Melodie: J. Lubbe
Verw: P. Malan
Teks: J. Lubbe
Verw: A. P. van der Colf

## 74 DANKIE, GOEIE HEER

1. Dankie, goei-e Heer, vir die sonskyn el-ke dag.
2. Dan-kie, goei-e Heer, vir die land en groot blou see.

1. Dankie, goei-e Heer, vir die maanskyn el-ke nag.
2. Dankie, goei-e Heer, vir wat U ons al-les gee.

Melodie en teks: W. Viljoen.
Melodie verw: P. Malan

## 75 VIR MY PAPPIE EN SY WERK

1. Vir my pap-pie en sy werk, en wat mamma vir my doen,
2. Vir my juf-frou wat my leer en dat ek kan speel en werk,

1. sê ek bai-e dan-kie, Heer. Dis te veel om op te noem!
2. sê ek bai-e dan-kie Heer. En ook dankie vir die kerk.

*Melodie: J.C. Carstens.*
*Verw: P. Malan*
*Teks: A.P. van der Colf*

## 76 DANKIE, HEER, VIR WAT ONS EET

Dan-kie, Heer, vir wat ons eet, wat ons leer en wat ons weet.

Soos die voel-tjies wat daar sing, wil ons U ons dank-lied bring

*Melodie: A. v.d. Merwe*
*Verw: P. Malan*
*Teks: I. L. de Villiers*
*Kopiereg: Nasou*

# 77 DANKIE, HEER

Dan - kie, Heer, dat U by my bly; dat u

Woord en Gees my ook lei. U is my Va - der,

U is my Heer - graag wil ek le - we soos U my leer.

Melodie: S. Sykes.
Verw: P. Malan
Teks: A. P. van der Colf

# 78 DUISEND DANKIES

1. Dan-kie vir die mô – re, vir 'n nu – we dag.
2. Dan-kie vir ons ou – ers en vir al ons maats.

1. Dankie vir die son – skyn wat so hel-der lag.*
2. Dan-kie vir ge – sond – heid: hoor en sien en praat.

1. Dankie, ons kan werk en speel; ons kan van U leer.
2. Heer, U neem ons sonde weg – al – tyd weer en weer.

*Refrein:*

Dat U só met liefde sorg- 'n dui – send dankies, Heer!

Lh

Dat U só met liefde sorg- 'n dui – send dankies, Heer!

*Met reën in die lug, vervang hierdie reël met:
"Dankie vir die wolke en die reën wat val"

Melodie: J. Josey
Verw: P. Malan
Teks: A.P. van der Colf
Kopiereg: Sing en loof. C.U.M.-Boeke

# 79 JESUS NOOI DIE KINDERTJIES

1. Je-sus nooi die kin-der-tjies: "Bring hul hier na My!"
2. Je-sus nooi die kin-dertjies al is hul nog klein.

1. Al-mal wat na Hom toe kom, ont-vang en se-ën Hy.
2. Hy leer hul om Hom te dien en maak hul hartjies rein.

3. Jesus nooi die kindertjies –
almal kan maar kom.
Elkeen wat Hom liefhet, is
die Heer se eiendom!

Melodie: M.M. Odendaal
Verw: P. Malan
Teks: A.P. van der Colf

# 80 DIE HERE IS MY HERDER

Ps. 23

*Eenvoudig en innig*

1. Die He-re is my herder, wat kan 'n mens meer vra? Die He-re is my herder, wat kan 'n mens meer vra? Ek word deur sy lief-de en al-mag ge-dra.

2. Al gaan ek deur die don-ker, die He-re is met my. Al gaan ek deur die don-ker, die He-re is met my. Vir niks is ek bang nie- Hy is my na-by.

*Refrein:* Hy sal al-tyd die goeie herder bly. Hy sal al-tyd die goeie herder bly.

3. U goedheid en u liefde
beskerm my soos 'n huis.
U goedheid en u liefde
beskerm my soos 'n huis—
solank as ek lewe,
is ek daarin tuis.

*Musiek: Pieter de Villiers.*
*Teks: A.P. van der Colf*

# 81 DIE HERE VRA VIR PETRUS

Joh. 21 : 17

Voorsanger: Die Here vra vir Petrus: "Het jy My waarlik lief?"

Groep: Die Here vra vir Petrus: "Het jy My waarlik lief?"

Voorsanger: Here, U wat alles weet, U weet ek het U lief.

Groep: Here, U wat alles weet, U weet ek het U lief.

Melodie: K. Rommel
Verw: P. Malan
Teks: A.P. van der Colf

# 82 TWEE OGIES OM GODS WERK TE SIEN

Twee ogies om Gods werk te sien; twee handjies om die Heer te dien;

twee oortjies om sy woord op te vang; twee lippies wat Hom loof met sang;

twee voetjies moet sy pad betree met één hartjie om aan Hom te gee.

Melodie en teks: C.C. Kerr
Musiek verw: P. Malan
Teks verw: A.P. van der Colf

## 83 LAAT MY LIG SO SKYN

Laat my lig só skyn, laat my lig só skyn soos Daniël s'n Heer. Dan kan hul ook sien dat ek u wil dien en só die Vader eer.

*Melodie en teks: K.B. Wilkinson*
*Musiek verw: P. Malan*
*Teks verw: A. P. van der Colf*
*Kopiereg: Novello, C.S.S.M. Choruses*

## 84 DAAR'S KINDERS IN DIE WÊRELD

1. Daar's kinders in die wêreld van elke taal en soort. En Jesus wil graag hê dat elke kind aan Hom behoort.

2. Daar's kinders in ons eie land en kinders oor die see. En elke kind moet al sy liefde vir die Here gee.

*Melodie: B. Els.*
*Verw: P. Malan*
*Teks: A. Theunissen*
*Kopiereg: Nasou.*

# 85 DIE OES IS GROOT EN DIE ARBEIDERS MIN

Matt. 9:37,38; Joh. 4:35; 10:10 (Luk. 15:10)







2. Die Satan kom en wil lewens verwoes.
   Maar Jesus soek en red: só kom Hy oes.

3. Die Here kom – so het Hyself gesê –
   dat ons die lewe in oorvloed kan hê.

4. Die Here soek totdat Hy sondaars kry;
   so maak Hy engele saam met ons bly.

*Melodie: Tradisioneel.*
*Verw: P. Malan*
*Teks: A. P. van der Colf*

# 86 O VADER, U SEUN IS GEKRUISIG
















Volksmelodie (Ned.)
Verw: P. Malan
Teks: Johan Grobler, Gr. 1, berym deur A. P. van der Colf

# 87 DIS WAAR DAT HY LEWE

1. Dis waar dat Hy le-we al sien ons Hom nie. Ge-
2. Dis soos ons ge-hoor het, al glo ons so swaar. Die

1. sels twee oor Je-sus dan word hul-le drie! Hy
2. Heer wil aan ons ook sy Woord kom ver-klaar. Ons

1. kom as 'n Vreemde maar word gou 'n Vriend. Dis
2. loop met ons twyfel, is hart-seer en doof. Dis

1. waar dat Hy le-we al sien ons Hom nie.
2. soos ons ge-hoor het al glo ons so swaar.

3. Maar aai, ons gedagtes is soms so verkeerd-
so slim dat ons dom is vir wat ons moet weet!
Hy open die Bybel, Hy open ons hart;
Hy lei ons gedagtes - nooit is Hy verkeerd!

4. Wie dank by die ete nooi God na sy huis.
Die Heer in sy liefde maak Hom by ons tuis.
Met brood van die lewe versterk Hy ons hart:
die Heer in sy liefde maak Hom by ons tuis.

5. Dis waar dat Hy lewe en by ons kom bly.
Sy Gees maak ons harte ook brandend en vry.
Ons sing van sy liefde en volg waar Hy lei.
Dis waar dat Hy lewe en by ons kom bly.

*Musiek: Pierre Malan*
*Teks: A.P. van der Colf*

# 88 KYK HY KOM WEER

Kyk hy kom weer met die wol – ke, al die men – se sal Hom sien – Ook

hul wat Hom ge- kruisig het en ook hul wat Hom nie wou dien. Hy is die

Al – fa en die O – me – ga – die Een wat was en is en kom. Hy's die Al-

mag- ti- ge, die Al- mag- ti- ge, wat was en is en kom.

*Musiek: Pierre Malan*
*Teks: A.P. van der Colf*

# 89 AL WAS EK NIE DAAR NIE

1. Al was ek nie daar nie ek weet dit is
2. Al was ek nie daar nie, ek weet dit is

1. wáár: die krip en Ma - ri - a met die Kind - jie by
2. só - die her - ders en wy - ses het dit eer - ste ge -

1. haar. Dis as - of die en - gel die boodskap nog
2. glo. En deur al die ja - re bou Je - sus sy

1. bring van Je - sus, sy vre - de, wat har - te laat sing
2. kerk: die Gees en die Woord kom ge - loof in ons werk.

*Melodie: W. J. Kirkpatrick.*
*Verw: P. Malan*
*Teks: A. P. van der Colf*

## 90 SING LOF OP DIE AARDE

Sing lof op die aar - de, sing lof in die he - mel; bring, al - les wat

le - we, jul lof aan die Heer! Om ons te ver - los, is die

Hei - land ge - bo - re - ons Mid - de - laar, Je - sus: Ver - los - ser en Heer.

*Melodie: Strassburger Gesangbuch*
*Verw: P. Malan*
*Teks verw: A.P. van der Colf.*

# 91 IN DIE STAD VAN KONING DAWID

1. In die stad van ko – ning Dawid, in die ne – de – ri – ge

1. stal, in 'n krip lê daar 'n Kindjie, Ko – ning oor die groot heel –

*Refrein:*

1. al Je – sus Christus God en Heer, kom ver – los en lei ons weer.

2. Hy kom woon hier onder mense,
Hy kom red hul van die dood.
Hul wat in Hom glo, en aanneem,
dié verlos Hy uit hul nood.
*Refrein.*

3. Eenmaal sal Hy as die Regter
in sy koningsmajesteit
weer verskyn vanuit die hemel,
in volmaakte heerlikheid.
*Refrein.*

*Melodie: H. J. Gauntlett*
*Verw: P. Malan*
*Teks: P. Malan*

# 92 GESKENKE MET KERSFEES

Ge - skenke met Kers - fees en al - mal is bly! Maar

het jy die groot - ste Ge - skenk al ge - kry? - die

Kind, die Ver - los - ser, deur her - ders ge - ëer. Voor

Hom, met ge - sken - ke, buig wy - ses hul neer.

*Melodie: E. Hugo*
*Verw: P. Malan*
*Teks: A. P. van der Colf*

# 93 'N KINDJIE IS GEBORE

1. 'n Kindjie is ge-bo - re in Bethle-hem se stal. 'n
2. Van-uit die hemel, He - re, kom U tot ons be-houd. Neem

1. Kindjie- maar 'n Ko - ning- wat heers oor die heel-al. Die
2. dan ons nu-we le - we, ons mir-re, wierook, goud. Laat

1. eng-e-le sing: "Vre - de." Die wy-ses bring Hom eer. Met
2. dra ons, Heer, u vre - de waar U ons ook-al stuur. Waar

1. her-ders, in aan-bid - ding, kniel ons ook voor Hom neer.
2. is 'n gro-ter vreug - de, 'n be-ter a-von-tuur?

*Melodie: W. Rein (melodie effens gewysig)*
*Verw: P. Malan*
*Teks: Verwerk deur A.P. van der Colf*

# 94 ONTHOU JUL NOG

Ont- hou jul nog wie't lank te- rug die aar- de goed ge- maak? Ons

God en Va- der wat nooit slaap, wat al- tyd oor ons waak. Vir

mossies sorg Hy, dag na dag; vir le- lies in die vlei. Vir

ons het Hy sy Seun ge- stuur.. hoe lief het Hy vir my.

*Melodie: Tradisioneel*
*Verw: P. Malan*
*Teks: A. P. van der Colf*

# 95 KYK HOEDAT DIE VOËLTJIES VLIEG

1. Kyk hoedat die voël-tjies vlieg- sommer so, hoog daarbo!
2. Kyk hoedat die le-lies groei- in die veld, o, so mooi!

1. God laat al die voël-tjies vlieg- hoog daar - bo!
2. God laat al die le-lies groei- o, so mooi!

*Refrein:*

Hy doen so-veel meer vir my; ek sal al-tyd dankbaar bly

en my nie be-kom-mer nie- Hy's by my!

*Melodie:* J. W. Peterson
*Verw:* P. Malan
*Teks:* A. P. van der Colf

## 96 DAAR'S VISSIES IN DIE WATER

Daar's vis – sies in die wa – ter, kyk hoe swem hul rond, Daar's

voël-tjies in die lug en daar's die – re op die grond; daar's

blomme in die vel - - de, daar's rie – te in die vlei. Wie

sou dit al's ge – maak het? Die He – re, ja dis Hy!

*Melodie: A. van der Merwe*
*Verw: P. Malan*
*Teks: J. Jacobs*

# 97 VEELS GELUK

Groep 1: Groep 2: Groep 1:

Veels ge - luk. Veels ge - luk. Jy ver-

Groep 2:

jaar. Jy ver- jaar. Ons is saam met jou

bly. Mag die He - re jou seën en al-tyd lei.

Musiek: Hetta Potgieter
Teks: A.P. van der Colf

Beurtsang is opsioneel

# 98 VANDAG IS MY VERJAARDAG

Gen. 4:7

Van-dag is my ver-jaar-dag- ek is vyf[1] jaar oud. En as ek weer ver-jaar, is ek al ses jaar oud. Die He-re is so goed. Ek vra Hom: "Maak my soet!" want as ek stout is, kry ek som-mer groot teë-spoed!

*Melodie: A. Theunissen*
*Verw: P. Malan*
*Teks: A.P. van der Colf*

[1] "Vyf", "ses" kan met ander ouderdomme vervang word, byvoorbeeld "ses", "sewe", ens.

# 99 WELKOM!

Wel-kom! Wel-kom hier by ons vir die

eerste keer– son-der jou was hier 'n veel klei-ner kring!

Laat ons saam die He-re dien; al-mal saam sy lof be-sing

*Musiek: Hetta Potgieter*
*Teks: A.P. van der Colf*

## 100 DIE HEER GEE ONS 'N NUWEJAAR

1. Die Heer gee ons 'n nu – we – jaar waar –
2. Daar – om, o Heer, wil ons U vra om

1. in ons weer vir Hom kan werk, maar ons is swak, tot
2. el – ke dag met ons te wees. Laat ons u Woord ge –

1. niks in staat, as Hy nie eers ons han – de sterk.
2. hoor – saam volg. Be – waar ons deur u Heil'ge Gees.

*Melodie en teks: T. Jonck.*
*Musiek verw: P. Malan*
*Teks verw: A. P. van der Colf*